# Lofsing die Here













1 2 3 4

X Lied :

2.

Lofsing die Here wat kunstig
u liggaam berei het,
Hy is die sterke wat altyd nog
by u gebly het;
wat in gevaar, hoe groot,
hoe dreigend, hoe swaar,
oor u sy vleuels gesprei het!

184

3.

Lofsing die Here, dis Hy
wat u kroon met sy seën!
Hy skenk die lewe, die wasdom,
die sonlig, die reën!
O sterfling, weet:
Hy wat Almagtige heet,
het ons in liefde bejeën.

4.

Lofsing die Here, ja, almal
kom loof nou die Here!
Alles wat asem het,
hier tot in tydlose sfere!
Hy is die Lig;
ons oog bly op Hom gerig:
Hy is die Heer van die here!